NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK VAN AFRIKA




# GEMEENTE STELLENBOSCH

## 9 Junie 1973

# GEDENKALBUM

# DIE EERSTE PASTORIEPAAR



Ds. en mev. S. G. A. Golden en hulle seun Marius.

Nadat hulle voorgangers vanuit Kaapstad die werk in Stellenbosch gedoen het, was ds. en mev. Golden die eerste pastoriepaar wat die gemeente, wat op 21 Julie 1972 gestig is, voltyds kon bearbei as inwoners van Stellenbosch.

# DIE GEMEENTE STELLENBOSCH

Die Kerkalmanak (bl. 114) meld dat ds. Tobias Herhold in 1831 predikant was van die Nederduitsch Hervormde Kerk op Stellenbosch. Ds. Herhold is op 10 Desember 1857 oorlede en ná sy dood hoor ons nie weer van 'n voltydse Hervormde predikant op Stellenbosch nie. Die rede hiervoor moet ons in die verloop van die kerkgeskiedenis gaan soek en hier dink ons veral aan die feit van die vertrek van die kerk vanuit die Kaapprovinsie na Transvaal. Ons gaan nie in hierdie kort oorsig op die historiese gegewens in nie, maar ons wil slegs meld dat die Nederduitsch Hervormde Kerk in die Kaap amptelik opgehou het om te bestaan, omdat die naam „Hervormde" op voorstel van ds. H. A. Moorees, die predikant van Riversdal, op 5 November 1842 verander is in „Gereformeerde." Van daardie oomblik af het die kerk sy werksaamhede hoofsaaklik in die Transvaal voortgesit as kerk van die vadere en kan hy sy groei voortsit onder leiding van Nederlandse predikante wat uitmuntende diens aan ons kerk gelewer het.

En tog wou ons kerk nie sy oorspronklike bande met die Kaap verbreek nie. Soveel so dat die gemeente Kaapstad op 21 Julie 1940 onder leiding van wyle prof. dr. B. Gemser, ds. J. G. M. Dreyer (senior) en wyle ds. J. J. Prinsloo herstig is met 27 lidmate! In „Die Burger" van Saterdag 20 Julie 1940 verskyn daaronder die kolom „Preekbeurte" die volgende: „Y.M.C.A.-saal: Prof dr. B. Gemser vroeger Ned. Hervormde predikant in Nederland, thans Hoogleraar vanwege de Ned. Hervormde Kerk van Afrika aan de Universiteit van Pretoria, zal om 10.30 vm. voorgaan bij en godsdienstoefening die gehouden zal worden in de Y.M.C.A. Zaal, Langstraat, Kaapstad. Zegt het voort Allen welkom." En 'n bietjie verder in die selfde kolom: „Claremont (Stadsaal): Ds. J. G. M. Dreyer, Ned Hervormde predikant van Potchefstroom, Transvaal, sal om 10.30 vm. voorgaan by 'n godsdiensoefening wat gehou sal word in die stadsaal, Claremont." Hiermee was die herstigting van die Hervormde Kerk in Kaapstad 'n voldonge feit. (Oorgeneem uit 'n artikel van dr. A. J. G. Dreyer in die Rigsnoer van Maart 1973 — p. 2 en 3).

Die opbouwerk kon toe begin onder leiding van die eerste pastoriepaar, ds. en mev. A. Brandt, en sake het só goed verloop dat hy later ook aandag aan Stellenbosch kon verleen, aangesien die universiteit Hervormde lidmate gelok het. Die eerste erediens is op 19 Mei 1946 in die Hofmeyersaal gehou. Van tyd tot tyd is eredienste in die Eikestad gehou, totdat hierdie dienste in 1949 gestaak is.

Intussen kon Kaapstad nog groei en bloei en weer eens kan aandag aan die buitewyke, onder andere Stellenbosch, verleen word. Dr. A. J. G. Dreyer skryf in sy bogenoemde artikel, bladsy sewe: „Hierdie groei in draagkrag was ook nodig omdat die gemeente besef het dat daar aan alle kante voorsiening gemaak moes word vir toekomstige kerkgeboue wat later in selfstandige gemeentes kan ontwikkel. Die vormingsjare was agter die rug en daar moes nou met mening gewerk word om te desentraliseer. Die kerkraad en gemeente het begin insien dat 'n té langdurige konsentrasie van die gemeentelike lewe rondom die een kerkgebou in Kaapstad nie goeie vrugte sal afwerp nie. Die groot groei van die ledetal het nuwe fasiliteite dringend noodsaaklik gemaak. Om die groei en selfstandigwording te stimuleer moes die gemeente gewillig wees om die snoeiskêr te gebruik om nuwe lote af te knip, te vertroetel en te versorg sodat dit self 'n nuwe plant kan word."

## GEKOMBINEERDE KERKRAAD BY AFSTIGTING — 21 JULIE 1972.



**Voorste ry (van links na regs):** H. F. de Villiers, A. J. C. Kruger, A. Wessels, D. J. Hattingh, Ds S. G. A. Golden, Ds. A. Brandt, Dr. A. J. G. Dreyer, Ds. A. J. Zwarts, J. J. Coetzee, L. A. D. Pienaar, T. C. Botha, H. C. du Toit.

**2de ry:** T. A. Simons, G. Janse van Rensburg, J. P. le Roux, A. Mulder, T. J. Kronmöller, H. C. Barnard, S. J. v. Wyk, F. C. Hefer, J. Dreyer, C. v. Schaik, J. P. L. Swanepoel, J. W. Spronk.

**3de ry:** J. S. P. Herbst, J. H. C. Joubert, B. C. Kruger, I. J. H. Greyling, J. D. Ackerman, K. C. de Rooy, J. J. Kunz, P. A. Swanepoel J. de Vries, G. A. Erasmus, A. G. Engelbrecht, J. Stapelberg.

**4de ry:** F. C. Blom, J. N. Brits, P. J. Els, H. R .Menkveld, A. B. Kruger, G. Pasman, F. A. Maré, A. T. v. d. Vyver, J. J. Strydom, A. M. Bouwer, P. F. Ernst.

**Agter:** W. M. Scott, B. Klyn, R. H. Ackerman, J. D. Erasmus, A. J. C. Kruger, J. H. M. Stols, J. B. Simons.

Hierdie benadering het meegebring dat ongeveer 14 mense in Augustus 1966 in die sitkamer van 'n manskoshuis van die Universiteit van Stellenbosch bymekaargekom het. Hulle het besluit om eenkeer per maand in Stellenbosch 'n erediens te hou. By die tweede gemeentevergadering in Augustus 1968 is enkele broeders tot kerkraadslede gekies. Tot ouderlinge is verkies, broeders van Schaik, Hemink en Swanepoel en tot diakens die broeders J. Kruger en Coetzer. Broeder Swanepoel is as skriba en broeder J. Vos as kassier aangewys.

,,Die Lutherse Kerk was so vriendelik om hulle kerkgebou tot ons beskikking te stel. Ons eerste diens was op 18 September 1966 en is bygewoon deur 30 persone. Reeds in 1967 is die behoefte gevoel aan meer dienste en het ons begin met twee oggenddienste om 8.30 v.m. Vir die meeste mense was dit, veral in die wintersmaande te vroeg. Daar was geen ander genade nie want die predikant moes om 10.30 v.m. weer in Kaapstad op die preekstoel staan.

Vanaf 1969 is die dienste vermeerder tot een per Sondag nl. twee oggenddienste en twee aanddienste. Met die koms van meerdere hulp in Kaapstad kon die oggenddienste toe om 9.00 v.m. begin — nog te vroeg vir baie veral vir die studente!

Sommer baie gou is daar te Stellenbosch 'n tak van die sustersvereniging gestig en 'n paar jaar later een op Somerset-Wes en selfs op die Paarl; lg. het ongelukkig gou doodgeloop. Die Kaapstadse kerkraad het vanaf 21 Maart 1967 toestemming verleen dat Stellenbosch sy eie bankrekening sou open en sy eie finansies sou behartig om sodoende 'n neseier vir 'n boufonds op te bou. Die susters het met groot entoesiasme gewerk. Die koektafels van Stellenbosch en Somerset-Wes is soms deur vier en ses susters behartig en tot meer as R100 per keer is ingesamel. Paarl se eerste koekverkoping is vrou-alleen deur die eggenote van die ouderling behartig!

Nadat ons in 1969 'n pragtige silwer nagmaalstel as geskenk ontvang het, kon albei sakramente op Stellenbosch bedien word. Die Sondagskool het met vyf kinders begin — eers aan huis van ouderlinge MacClean en Behrens en later in die polisiesaal.

'n Geskikte perseel vir 'n kerkgebou moes gevind word. Ons het besef dat sonder 'n eie kerkgebou die toekomstige bearbeiding van die gemeente en die studentegemeenskap 'n probleem sou bly. Veral onder die studente was die neiging om maar na die N.G. Kerk met sy groot gemeentes en geboue binne loopafstand te gaan. Uit gemaklikheidsoorwegings het baie van ons studente uiteindelik ook by die N.G. Kerk aangesluit. Dit is hier waar Ds. J. G. M. Dreyer junior werk van onskatbare ware gedoen het, aangesien hy hom veral met die bearbeiding van ons studente besig gehou het. Ongelukkig het hy na 'n jaar na Klerksdorp verhuis.

Om geskikte grond te kry binne trefafstand van die Universiteitsgemeenskap was voorwaar geen maklike taak nie. In so 'n ou dorp was daar nie sprake van oop gronde nie — talle geboue is buitendien deur die uitbreidende Universiteit ingesluk. Die gemeente het besef dat ons 'n huis sou moes koop en platslaan — 'n duur onderneming maar die enigste oplossing. Nadat verskeie geskikte persele oorweeg is, en die koop telkens maar nie beklink kon word nie, het ons uiteindelik die beste perseel van almal bekom op die hoek van Hofmeyer-en-Bosmanstraat. Die koop is in Februarie 1969 beklink vir 'n som van R31,000.

Die klein gemeente in wording het hiervoor nie teruggedeins nie maar vol moed aan die werk gespring. Binne 'n paar jaar het die gemeente alreeds R11,000 afbetaal. Begin 1971 is die gebou gesloop. Die bouplanne vir die kerk was gereed." (Artikel — Dr. Dreyer — p. 9).

Tydens die Algemene Kerkvergadering van 1970 is 'n voorstel van dr. A. J. G. Dreyer, dat fondse beskikbaar gestel moes word vir die bou van 'n kerk op Stellenbosch, eenparig deur die vergadering aanvaar. Die gemeente het R75,000 ontvang waarvan R20,000 'n langtermyn lening sou wees. Die verdere onkostes, bo en behalwe hierdie bedrag, moes deur die gemeente self gedra word. Tydens dieselfde vergadering

**KERKRAADSLEDE TYDENS DIE INGEBRUIKNEMING VAN DIE NUWE KERKGEBOU 9 JULIE 1973.**



Voor (v.l.n.r.) : F. C. Blom, S. J. de Lange, C. van Schaik, J. P. L. Swanepoel, ds. S. G. A. Golden, P. J. Els, T. J. Kronmöller en J. N. Brits.
Middel (v.l.n.r.) : F. J. Bester, F. A. Maré, W. M. Scott, G. J. Moolman J. B. Simons, J. H. M. Stols en L A. D. Pienaar.
Agter (v.l.n.r.) : C. Benade, A. J. Oberholster, P. A. Mans, M. H. J. van Staden, H. R. Menkveld en A. M. Bouwer.

is, op versoek van dr. Dreyer, ook 'n standplaas vir 'n studenteleraar goedgekeur vanaf Julie 1971. Die gemeente het onderneem om self 'n deel van die koste, wat aan hierdie standplaas verbonde sou wees, te dra.

In Julie 1971 is begin met onderhandelinge om te beroep. Op 17 Augustus 1971 is ds. S. G. A. Golden, wat aan die Universiteit van Utrecht in Nederland met verdere studie besig was, beroep. Hy het die beroep aanvaar en sou kom ná die aflegging van sy doktorale eksamens. Hy het in Februarie 1972 hier aangekom en is op 13 Februarie in Kaapstad bevestig deur prof. J. I. de Wet van die Universiteit van Pretoria. Nou kan daar veel meer intensief gewerk word en kan eredienste nie alleen gereeld in Stellenbosch plaasvind nie, maar ook in die Paarl, waar die eerste erediens op die tweede Sondag van Januarie 1972, gehou is.

Intussen is die bouwerk aan die nuwe kerk só vertraag, dat die werksaamhede eers in Februarie 1972 'n aanvang kon neem. 'n Ruk later het 'n tweede teleurstelling die gemeente getref, want die bouer moes weens finansiële probleme die bouwerk staak. Ná 'n tydperk van stilstand, was dit br. A. Mulder, ook die bouer van die kerkgebou in Parow, wat bereid was om met die werk voort te gaan. Ons hoop om die nuwe kerkgebou in Stellenbosch op 9 Junie 1973 in gebruik te neem.

Op 21 Julie is Stellenbosch, saam met 4 ander gemeentes, afgestig tot 'n selfstandige gemeente: hierdie gemeente sluit in die studente, die permanente inwoners van Stellenbosch en verder Strand, Gordonsbaai, Somerset-Wes, Paarl, Wellington en Tulbach.

Die tekens van groei en vooruitgang is daar. Dit is te merk aan die erediensbywoning, die offergawes en die aantal lidmate en kerkraadslede. Die toekomsmoontlikhede lyk op hierdie stadium goed en belowend — veral as almal in die gemeente gaan saamwerk aan die opbou van hulle eie gemeente.

Maar wanneer ons groei, vooruitgang en opbou kan raaksien, koppel ons dit nie aan 'n persoon nie. Ons sê net altyd — soli Deo gloria! Aan God alleen die eer!

## DIE BOUKOMMISSIE



**Voor (Sittende) v. l. n. r.:** Ds. S. G. A. Golden, J. P. L. Swanepoel, C. van Schaik, (voorsitter) en dr. A. J. G. Dreyer.

**Agter (Staande) v. l. n. r.:** P. F. Ernst, P. J. Els, en F. A. Maré.

## DIE BOUER



Oudl. Albert Mulder.

Soos ons reeds in die bygaande historiese oorsig aangetoon het, was dit broeder Albert Mulder wat bereid was om voort te gaan met die bouwerk aan die nuwe kerkgebou te Stellenbosch, nadat die eerste bouer in finansiële moeilikhede beland het. Ons is groot dank aan broeder Mulder verskuldig vir sy bereidwilligheid.

## DIE NUWE KERKGEBOU



Só het die bouwerk gevorder . . .

